# Jesus, Rots vir my geslaan

Je - sus, Rots vir my ge - slaan,

laat my nie ver - lo - re gaan!

U was self van God ver - laat.

239

1(b)

Laat u ly - ding, son - der maat,

my tot heil wees en tot krag

teen die son - de - skuld en - mag.

1 1b 2 3 4

X Lied :

2.

En ek self - wat kan ek doen
om my sonde te versoen?
Sou my hart met ywer gloei,
sou my trane ewig vloei -
Nòg gebede, nòg geween
kan my red, Heer; U alleen.

3.

Leeg, net met my sondelas,
hou ek u verdienste vas.
Ek kom om vergewing vra;
U het ook my skuld gedra!
U, geslaan tot heilsfontein,
wás my, Heiland, maak my rein!

4.

Heer, my Rots, bo almal groot
staan U vas in elke nood.
Trou van mense kom en gaan,
maar U bly onwrikbaar staan.
Eew'ge Rots, U laat ook my
veilig, ewig in U bly!